# Die Tyd
# van
# Die Heiden

## 'n Volledige Studie



**F.W.C. Neser M.Sc.**

# Die Tyd

van

# Die Heiden

## 'n Volledige Studie

F. W. C. Neser, M.Sc.

Transkripsie van kasset nommers: L50a en L50b
Transkripsie deur: Hester du Plessis
Proeflees: Anne Joubert, Lynette de Klerk en Sarie le Roux
Uitleg: Minit Print en Lynette de Klerk

Teksverse uit 1953 Vertaling

# Die Tyd van die Heiden


| | |
|---|---|
| Outeur: | F.W.C. Neser |
| Kopiereg: | F.W.C. Neser |
| Uitgewer: | F.W.C. Neser<br>Posbus 31571<br>Wonderboompoort<br>0033 |
| Tel/Faks: | 012 379 8954 |
| E-pos: | ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com |
| Webtuiste: | www.israelmusthear.co.za |
| Kantoorure: | Maandag tot Donderdag<br>09h00 to 12h00 |
| Drukker: | Minit Print Pretoria Noord |
| Tel: | 012-565-5288 |
| Faks: | 012-565-5289 |
| E-pos: | info@minitprint.biz |
| Nuwe Druk: | 2011 |
| ISBN | 978-1-920298-56-2 |

# Die Tyd van die Heiden

## Wat sê die Profete in die Ou Testament

Een van my uitgangspunte is dat as Christen en as gelowige moet ek my vinger as te ware op die wêreld kan plaas waarin ek lewe en met die ander hand my vinger op God se Woord, en te sê soos Petrus op die dag van Pinkster, toe die mense in hulle verdwaasdheid gevra het: “Wat beteken dit?” Toe kon hy aanhaal uit die Profeet Joël, en sê dít is dit wat voorspel is deur die Profeet Joël. Ek voel dit is een van die redes waarom nie méér mense vandag in die Bybel glo nie. So baie ander wat wel in die Bybel glo, is in so ’n toestand van verwarring omdat hulle nie mooi verstaan wat besig is om rondom hulle te gebeur nie, en tog is God se Woord so duidelik en so wonderlik dat dit jou hart sal verheug, as jy net die regte sleutel kry en jy dit net reg kan verstaan. Dit was nog altyd my uitgangspunt. Ek was van kleins af so, en ek dank die Here, dat my hart vandag vol blydskap is, al is die meeste mense se harte miskien vol vrees.

Ons leef in die mees fantastiese tyd wat die wêreld nog ooit belewe het, want ons lewe in die klimaks van die eeue. Baie van die dinge wat ek vir u gaan sê wat miskien groot kan klink, kan ek u die versekering gee, ek sê dit nie om sensasioneel te wees nie. Dit sal seker so klink, maar ek glo dit is die waarheid. Ons moet vir God ’n verruiming van hart en ’n verskerping van oog en insig vra, dat ons hierdie tyd voluit kan belewe waarin ons is, dan gaan ons werklik word soos ligte wat skyn in ’n donker plek. Die wêreld sal gou vir ons vra: “Wat is jou geheim?” Dan sal ons vir hulle kan sê dat ons weet wat besig is om te gebeur. Aan die eenkant is die prentjie skrikwekkend! Aan die anderkant is hy heerlik en glorieryk!

## Opsomming

Ek vra u eers om saam met my ’n gedeelte uit die Skrif te lees. Ons gaan ’n hele paar gedeeltes lees. Die eerste gedeelte is uit die Profeet Joël.
Joël 3: 9 – 21;
9 Roep dit uit onder die nasies, heilig ’n oorlog! Wek die helde op, laat al die krygsmanne nader kom, opruk!

In die Afrikaanse Bybel waar ons die woord “nasies” lees, lees ons in die Engelse Bybel “Heathen” of partykeer “Gentiles”. Dit is waarom ek die titel gegee het: “Die Tyd van die Heiden”. U sal sien uit watter teks ek dit gehaal het. In die Afrikaans is dit die “tyd van die nasies”. In die Engelse Bybel lees dit: “The time of the Heathen”.

Die verband waarin ons dit wil bespreek en die wêreld waarin ons lewe is die woord “heiden” baie meer korrek en baie meer beskrywend.

Daardie nasies, is werklik heidene en dit is waarmee ons te doen het. Dit is een van die dinge wat selfs ons staatsmanne nie verstaan nie. Ons het met “heidense nasies” te doen. Dit is ŉ konflik en stryd, die laaste stryd, wanneer die “heiden” gaan opstaan teen God en teen God se Volk, en in sy opstand as te ware, om God uit te daag.
Dit is die hele opsomming van die hele saak.

Ons begin weer by:
Joël 3:9 – 21 (1953 vertaling).

9 Roep dit uit onder die nasies, heilig ŉ oorlog! Wek die helde op, laat al die krygsmanne nader kom, opruk!

10 Smee van julle pikke swaarde en van julle snoeimesse spiese; laat die swakke sê: Ek is ŉ held.

11 Haas julle en kom aan, alle nasies rondom - - - -

(Engels K.J.V. all ye “heathen” and gather yourselves together round about:),

- - - - - en versamel julle. Laat u helde, HERE, daarheen aftrek!

12 Die nasies moet hulle klaarmaak en optrek na die dal van Jósafat; want daar sal Ek sit om gerig te hou oor al die nasies rondom.

13 Steek die sekel in, want die oes is ryp! Kom trap, want die parskuip is vol, die kuipe loop oor! Want hulle boosheid is groot.

14 Menigtes, menigtes in die dal van beslissing, want naby is die dag van die HERE in die dal van beslissing!

15 Die son en die maan word duister, en die sterre trek hulle glans in.

16 En die HERE brul uit Sion, en uit Jerusalem verhef Hy sy stem, sodat hemel en aarde bewe. Maar die HERE sal ŉ toevlug wees vir sy volk en ŉ skuilplek vir die kinders van Israel.

17 Dan sal julle weet dat Ek die HERE julle God is, wat woon op Sion, my heilige berg; dan sal Jerusalem ŉ heiligdom wees waar geen vreemdes meer deur sal trek nie.

18 En op dié dag sal die berge drup van mos en die heuwels vloei van melk en al die spruitjies van Juda stroom van water; en uit die huis van die HERE sal daar ŉ fontein uitkom om die dal Sittim te besproei.

19 Egipte sal ŉ woesteny word, en Edom ŉ woeste wildernis wees, weens die geweld wat hulle die kinders van Juda aangedoen het, dat hulle onskuldige bloed in hul land vergiet het.

20 Maar Juda sal vir ewig bly, en Jerusalem van geslag tot geslag.

21 En Ek sal hulle bloed onskuldig verklaar, wat Ek *tevore* nie onskuldig verklaar het nie; en die HERE sal op Sion bly woon.

Net nog twee kort gedeeltes.
Esegiël 30:1-3;
1 VERDER het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2 Mensekind, profeteer en sê: So spreek die Here HERE: Huil julle! Ag, die dag!
3 Want naby is ʼn dag, ja, naby is ʼn dag van die HERE, ʼn dag van wolke; die tyd van die nasies sal dit wees.

Die Engelse Bybel sê: "The time of the Heathen". Die tyd van die nasies sal dit wees. Dit is ʼn dag waarin die mense sal huil en sê: "ag, die dag" "En dit is naby, ʼn dag ja, naby is ʼn dag van die HERE." Hier is nou iets wat ek net wil noem, en wat u altyd ingedagte moet hou, en baie van hierdie dinge sal vir u die sleutel wees en u sal die Skrifte begin verstaan en die Profete begryp.

## "Die Dag van die HERE" en "Die Tyd van die Nasies" val saam

Hierdie is 'n geweldige betekenis waar boekdele oor geskrywe is. "Die Dag van die HERE" en "Die Tyd van die Heiden" gaan saam ter selfde tyd is dit ʼn dag van wolke; later meer hieroor.
Wat is wolke? Wolke is onheil, dit praat hier van onheil. Mense gaan huil en sê: "ag, die dag!"

In Openbaring 1 vers 7 sê dit byvoorbeeld:
7 Kyk, Hy kom met die wolke, en elke oog sal Hom sien, ook hulle wat Hom deursteek het.

Mense het baie idees oor hoe dit sal wees wanneer Christus op die wolke kom? Baie mense spot daarmee, ander gelowe wat ek nie nou op die oomblik sal noem nie, maar wat by party van u heel moontlik bekend sal wees. Hulle maak ʼn spottery daarvan, en sê: "hoe kan Christus op ʼn wolk ry?" Dit is omdat daar nie kennis van God se Woord is nie. As ons die Skrif bymekaar sit is dit die eenvoudigste van alles. Ons sal later sien wat die Here Jesus sê in Matt. 24:28,29. Sy koms sal wees soos die weerlig wat flits uit die Ooste tot in die Weste. In dieselfde verband sê Hy: "en waar die liggaam lê daar sal die aasvoëls bymekaar kom". Met ander woorde ʼn groot slagting.

## "Die Dag van die HERE" en " ʼn Dag van Wolke"

Het u al weerlig gesien sonder wolke? In die lente op die Hoëveld kom ons eerste groot donderstorms. Partykeer wanneer daardie wolke swart

opsteek en die weer dreun, kry jy daardie onheilspellende gevoel. Hoe groot is die natuur, hoe groot is die handewerk van God. Hoe klein is die mens.
God se Woord sê vir ons dat "Die dag van die HERE" en "Die Tyd van die Heiden" en "Die Wederkoms van die Here", gaan saam. Dis 'n tyd van wolke, dis 'n tyd van onheil, dis 'n tyd van weerligflitse. Ek gee vir u so 'n klein inleiding in u gedagte, dat u uself kan voorberei, wanneer ons verder voortgaan en ek vir u meer in besonderhede die prent sal skilder. Ek vertrou deur die genade van die Here dat wanneer ons klaar is, u 'n beeld sal hê en presies sal weet hoe die wêreld vandag is waarin ons lewe. Wat is die uitdaging? Wat is die belofte? Dit moet u weet. En as u dit weet dan kan u volwaardig lewe en u volwaardige plek inneem in hierdie geslag waarin u lewe.

Net sodat u verder die wolke die onheil en die weerligstraal kan verstaan lees ons wat Petrus in sy sendbrief skryf:
2 Petrus 3: 10;
10 Maar die dag van die Here - - - - -
(sien u, hier is die dag van die HERE weer, onthou wat ons gelees het in Eseg.30:3: "Want naby is 'n dag, ja, naby is 'n dag van die HERE, 'n dag van wolke").

> - - - - - maar die dag van die Here sal kom soos 'n dief in die nag, waarin die hemele met gedruis sal verbygaan en die elemente sal brand en vergaan, en die aarde en die werke wat daarop is, sal verbrand.

Die dag van die Here is ook 'n dag wanneer die hemele met gedruis sal verby gaan. Sekerlik die grootste donderstorm wat u ooit belewe het. Dít sal kinderspeletjies wees in vergelyking met: "en dat die elemente sal brand en vergaan en die aarde en die werke wat daarop is sal verbrand". "Dit is ook die dag van die HERE, dit is ook die dag van die tyd van die heiden, dit is ook die dag van wolke.

## Om die Bybel te Verstaan

Een ding wat ons baie goed moet onthou om die Bybel te verstaan, en dit is waarom mense die Bybel nie verstaan nie. Hulle reken die Bybel praat op een plek van een ding en op 'n ander plek weer van 'n ander ding. Die Bybel ruil nooit sy terme om nie. Daarom kan u byvoorbeeld 'n konkordansie neem, en al die tekste vat waar "Die Dag van die HERE" in voorkom en u het net een onderwerp oor. Of dit in die Ou Testament, of in Eségiël is waar hy praat van die dag van die HERE, en of dit in Mattheus is waar hy praat oor die dag van die Here en of dit in Petrus is waar hy praat

van die dag van die Here en of dit in Openbaring is waar hy praat van die dag van die Here, dit is die dieselfde dag. U sal die hele betekenis kry.

U sal byvoorbeeld sien dat die dag van die Here kom soos ŉ dief. Dit is nie ŉ kwessie van as ek my oë knip vir ŉ oomblikkie, dan is die helfte van u; nie meer hier nie, maar niks het buitekant gebeur nie, ŉ klompie mense het net stil verdwyn. Heeltemal ŉ verkeerde begrip. Omdat mense God se Woord nie kans gee om homself te verklaar nie.

Ek lees ook vir u Jeremia 30:4- 7;

4 En dit is die woorde wat die HERE gespreek het oor Israel en Juda:

(onthou Israel en Juda.)

5 Want so sê die HERE: Ons het ŉ stem van verskrikking gehoor; daar is vrees en geen vrede nie!

(Onthou dit.)

6 Vra tog, en kyk of ŉ manspersoon baar? Waarom sien ek elke man met sy hande op sy heupe soos een wat baar, en is alle aangesigte in bleekheid verander?

7 Wee, want die dag is groot, sonder weerga! En dit is ŉ tyd van benoudheid vir Jakob; maar hy sal daaruit verlos word.

Die Engels sê: “The time of Jacob’s trouble.” ŉ Tyd van benoudheid vir Jakob. Onthou vir wie? Vir Jakob. ŉ Tyd van benoudheid, en hier praat dit wéér van die dag. Want die dag is groot, dit is ŉ tyd van verskrikking. Daar is vrees en geen vrede nie. Weer die tyd van die heiden. Weer die tyd van wolke. Weer die tyd van die dag van die HERE.

## Wat Beteken Hierdie Dinge?

ŉ Ander baie belangrike saak wat ons moet verstaan, as ons ooit die Bybel wil verstaan, as ons ooit die profesieë wil verstaan, is dit dat die Bybel die mense ras, die ganse mensdom, in twee hoofgroepe verdeel. Die een groep word genoem die nasies of “the heathen” of “the gentiles”. Die ander groep is: “Israel.” Daar is net hierdie twee hoof indelings in die Bybel. Ons moet mooi kyk met wie God handel. Of Hy handel met die “nasies” of Hy handel met “Israel.” U sal vind dat dit altyd die nasies versus Israel is, wat God se “uitverkore volk” is.

Die ander saak wat ek alreeds vir u genoem het, wat ek net weer wil herhaal omdat dit so belangrik is. U kan dit onderstreep, of ŉ nota daarvan maak en daaroor nadink. “Die Dag van die HERE” en “Die Tyd van die Heiden” gaan altyd saam. Dit gaan vir u ŉ wêreld van betekenis oopmaak.

Ek wil net hierdie skrif weer herhaal:
Esegiël 30: 3;
3 Want naby is ŉ dag - - - -
(1933 vertaling sê "die" dag)
- - - - ja, naby is ŉ dag van die HERE, ŉ dag van wolke; die tyd van die nasies sal dit wees.
"Die dag van die HERE" / "Die Tyd van die Nasies" sal dit wees.

Ons kyk nou na Joël 3:14 die gedeelte wat ons alreeds gelees het en ons kyk na vers 14:
14 Menigtes, menigtes in die dal van beslissing, want naby is die dag van die HERE in die dal van beslissing!
(In die dal van beslissing, en daardie gedeelte, ons aanvangs gedeelte.)
10 Smee van julle pikke swaarde en van julle snoeimesse spiese; laat die swakke sê: ek is ŉ held.
9 Roep dit uit onder die nasies, heilig ŉ oorlog! Wek die helde op, laat al die krygsmanne nader kom, opruk!
(ŉ Tyd van versameling, ŉ tyd van die bymekaar roep van die nasies vir oorlog, en die dag van die HERE en alles wat daarmee saam gaan.)

Ons kyk na Esegiël 34:12 ŉ gedeelte wat ons nog nie gelees het nie.
12 Soos ŉ herder vir sy trop skape sorg op die dag as hy onder sy verspreide skape is, so sal Ek vir my skape sorg; - - - - -
(en luister nou mooi)
- - - - en Ek sal hulle red uit al die plekke waarheen hulle verstrooi is, op die dag van wolke en donkerheid.

## Op die Dag van Wolke en Donkerheid

Ons het gesien die dag van wolke is die dag van die HERE. Die dag van wolke is die tyd van die heiden. ŉ Tyd van stryd. ŉ Tyd van afrekening. ŉ Tyd wanneer die aarde geskud gaan word. Wanneer die hemele sal verbygaan met gedruis. Die elemente gaan brand met onuitbluslike vuur. Skouspelagtig! Magtig! Ek sê dit nie om sensasioneel te wees nie want dit is die taal van die Bybel. Dit is die tyd wat ons tegemoet gaan en wanneer ons rondom ons kyk, sien ons hoe die heiden homself klaarmaak, waar hy reken hy die wêreld gaan oorstroom en die wêreld gaan inneem, dit is die tyd waarin u en ek lewe.
Liewe vriende, dit is die tyd waarvoor u uself nou moet skik en te kyk waar u staan met God en uself.

## Die Heerlike Belofte

“Ek sal hulle red uit al die plekke waarheen hulle verstrooi is op die dag van wolke en donkerheid”. Ek dank God vir die belofte aan die gelowige. Ek wil hê u moet daarop let dat God hier praat van sy volk. Hy praat van God se Israel volk. Die letterlike Israel volk. Lees asseblief verder hieroor in my boeke.

Ek gee vir u hierdie inleidings-boodskap sodat u kan verstaan in watter soort wêreld u lewe, en wat u te wagte kan wees in die onmiddellike toekoms en wat u stand behoort te wees. Of u 'n onderwyser, of in ’n fabriek werk, of ’n advokaat, of eerste minister of regter of huisvrou is, of wat ook al. As u weet waarheen u gaan, as u die koers het, dan kan u vertrou en dan kan u vir die Here skyn.

## Tyd van Geweld

Ons gaan nou eers kyk na die dag van die HERE. Die dag van die HERE is om dit eers kortliks te stel, die proses van die omverwerping van hierdie huidige stelsel met geweld. Om plek te maak vir die koninkryk van God op aarde. Liewe vriende, ons lewe in ’n tyd van geweld. Sover is die geweld nog net al die tyd aan die kant van die heiden en van die God veragters. Laat die wêreld wag totdat God sy geweld uitoefen. Dan sal hy sien ons lewe in daardie tyd. Die stelsel waar onder ons lewe, maak nie saak watse stelsel dit is nie, of dit ’n demokratiese stelsel is, soos ons dit nou noem, en of dit die kommunistiese stelsel is, hierdie wêreldstelsel en selfs ons eie stelsel is nie God se stelsel nie.

## God se Stelsel is ’n Teokrasie.
## God se Stelsel is ’n Gods Regering op Aarde

Daarom het die Here Jesus vir ons geleer bid:
“Onse Vader wat in die hemele is. Laat u Naam geheilig word; laat u koninkryk kom; laat u wil geskied, soos in die hemel net so ook op die aarde.”

Die ganse Skrif wys op die dag wanneer die Here Jesus sal terug kom na hierdie aarde, wanneer Hy as Koning van die konings, en die HERE van die here sal kom regeer. Wanneer Hy sal kom om die leisels te vat van hierdie ou wêreld, wat op die oomblik soos ’n klomp perde op ’n vaart is. Wie het die leisels vandag? Ons soek na ’n leier. Die wêreld soek na ’n leier. Is dit nie eienaardig dat in die tyd van die wêreld se grootste benoudheid, daar ’n skreiende gebrek aan ware leierskap is nie?

## Die Wêreld het ’n Leier nodig

As ons kyk na die Verenigde State van Amerika, is die wrange smaak van ’n “Watergate” nog vars in ons mond. Die leierskap vandag met President Ford, Henry Kissinger en alles wat daarmee saamgaan. “Détente” tussen Ooste en Weste. U kan self u eie gedagtes daaromtrent vorm.

Gaan ons oor na Europa:
1. Die Britse Regering in sy wankelende toestand; Is dit die Tories, of is dit die Arbeiders? of is dit Heath, Harold Wilson, of nou Mev. Margareth Thatcher?
2. Gaan jy na Frankryk; dit was op die nippertjie ná of dit was Francois Mitterrand en in plaas van Giscard d’Estaing.
3. Portugal is in chaos.
4. Duitsland, Noorweë, Swede; op die randjie van sosialisme.
5. As Rusland haar aanslag begin, stem kenners saam, al sal hulle dit nie graag wil sê nie, is die Russiese Leërs binne 24 uur aan die Atlantiese kus.

Europa is pap, is lam, en het geen weerstand en geen leierskap nie.

## Ware Leierskap behoort aan die Man

Het u al ooit gedink waarom? Ons betwyfel nie die bekwaamheid van die vrou nie. Ek dink u sal met my saamstem dat die ware leierskap behoort aan die man. Weet u waarom daar so baie vroue in beheer is, is omdat die mans so sleg is. Ons lewe in ’n tyd van verskriklike défaitisme, en absolute slapheid en lamheid. Die wêreld het ’n leier nodig. Die wêreld soek na ’n leier en die wêreld gaan sy Leier kry. Dit is ons Here Jesus!

## Met Geweld Verpletter Word

Hierdie wêreldstelsel gaan eers met geweld verpletter word, en dit is die tyd waarin ons nou lewe
Dit is in hierdie tyd wat die heiden nie die magte wat binne-in hom werk verstaan nie. Daar is geestes magte wat die nasies van die wêreld aandrywe. Omdat die Satan weet en omdat die gees weet, dryf hy hulle om in opstand te kom teen hierdie komende Koning. Dit is die rede waarom die heiden in opstand is. Daar is boekdele geskrywe oor die ontleding van die wêreldsituasie. Is dit omdat die koloniale magte kwansuis nou die arme onontwikkelde mense so uitgebuit het? Miskien is daar ’n mate van waarheid in. Is dit miskien die “have’s” wat die “have not’s” te kort gedoen het? Die groot kern verklaring is die heiden self. Hy is in opstand, hy wil nie

hierdie Koning hê nie. Die Bybel wys vir ons dat wanneer Hy kom, gaan Hy met bekwaamheid regeer, met ’n yster roede. Loof Sy Lieflike Naam.

## Aan die Einde van die Dae

Ons kyk eers na hierdie paar verse in Jeremia 25 verse 31 – 33;

31 Oorlogsrumoer het gekom tot aan die einde van die aarde, want die HERE het ’n twis met die nasies, Hy hou gerig oor alle vlees. Die goddelose --- aan die swaard het Hy hulle oorgegee, spreek die HERE.

32 So sê die HERE van die leërskare: Kyk, onheil gaan uit van volk tot volk, en ’n groot storm - - - -

(hier is die wolke weer)

- - - - word opgewek uit die agterhoeke van die aarde.

33 En die wat deur die HERE verslaan is, sal dié dag - - - -

(daar is weer die dag van die HERE)

- - - - lê van die een einde van die aarde tot die ander einde van die aarde; hulle sal nie beklaag of versamel of begrawe word nie; hulle sal mis op die aarde wees.

Is dit nie verskriklik nie? Van die een einde van die aarde tot die ander.
Die HERE het ’n twis met die nasies, omdat die nasies ’n twis het met Hom.
Ons kyk na Jeremia 23: 19- 20;

19 Kyk, ’n storm van die HERE, grimmigheid het uitgegaan, ja, ’n dwarrelstorm! Op die hoof van die goddelose mense breek dit los.

20 Die toorn van die HERE sal nie afgewend word nie, totdat Hy uitgevoer en tot stand gebring het die raadslae van sy hart; aan die einde van die dae sal julle dit duidelik verstaan.

(Alleen aan die einde van die dae.)

## ’n Dwarrel Storm

Ons kan dit duidelik verstaan omdat ons aan die einde van die dae lewe. ’n Dwarrelstorm; die gesneuweldes lê van die een einde van die aarde tot die ander.
In 1954 toe die eerste Amerikaanse (eksperimentele) waterstofbom ontplof het in die Bikini eilande, geliefdes, het dit ’n vuurbal gehad van 4 myl (6,4 km) in deursnee. Vir 20 myl (32 km) radius verpletter dit alles wat staan en wat lewe. Sy rookwolk styg vir 80 000 voet (24.3 km) die lug in. Is dit nie ’n wolk nie? Is dit nie ’n bliksemstraal nie? Op 40 myl (65 km) het daardie waterstofbom ontploffing, ’n helderheid wat gelykstaande is aan 500 sonne. Met ander woorde as u op ’n afstand van 40 myl (65 km) in daardie ontploffing sou inkyk sou u in 500 sonne inkyk, dit is een waterstofbom.

Daardie vuurbal van 4 myl (6.4 km) deursnee, ontwikkel so ŉ "hitte" dat die lug met ontploffings krag die lug inskiet, en inpluim, daarvandaan jou wolk van 80,000 voet (24,4 km)
Soos ons weet die natuur verdra nie ŉ lugleë ruimte nie. Daardie lugbal wat ingewerp is die lug in, lugstrome stroom met orkaan sterkte van alle kante af in, om daardie lugleegte te vul.
In sy aksie en in sy instroming as gevolg van die draaiing van die aarde, kry hy ŉ draai aksie, dit is waar die dwarrelwinde en die orkane vandaan kom. Het u miskien al ooit gewonder waarom ŉ orkaan draai? Waarom ŉ dwarrelwind draai? Dit is die wind wat instroom wat deur die draaiing van die aarde gedraai word en ''n warrelwind veroorsaak.

## Die Raadslae van Sy Hart

Dwarrelstorms: mense wat lê van die een einde van die aarde tot die ander. "Aan die einde van die dae sal julle dit duidelik verstaan".

Ons kyk nog na een in Jeremia 30:23 -24;
Hierdie selfde hoofstuk wat praat van die benoudheid van Jakob en ons lees:

23 Kyk, ŉ storm van die HERE, grimmigheid het uitgegaan, ŉ dwarrelstorm! Op die hoof van die goddelose mense breek dit los.

24 Die toorngloed van die HERE sal nie afgewend word nie, totdat Hy uitgevoer en tot stand gebring het die raadslae van sy hart; aan die einde van die dae sal julle dit verstaan.

## Aan Die einde van die Dae sal julle dit Duidelik Verstaan

Geen Bybel verklaarder, of die "Pulpit Commentry of Matthew Henry", of enige goeie kommentaar wat u gaan lees het kommentaar hierop nie. Hy kan nie kommentaar lewer nie, want hy het nog nie in daardie tyd gelewe nie. Ons kan kommentaar daarop lewer, want ons lewe in daardie tyd, ons kan dit verstaan.
"Aan die einde van die dae sal julle dit duidelik verstaan". Is dit nie fantasties nie? Is dit nie wonderlik nie?

## God is ’n God van Geregtigheid!

Ons kom nou nader aan wat ek vir u gesê het dat die dag van die HERE die geweldadige omverwerping van hierdie huidige wêreldstelsel gaan wees.
’n Wêreldstelsel van ongeregtigheid.en mag. Geliefdes, daar is geen geregtigheid in die wêreld op globale skaal nie. God is ’n God van geregtigheid. Dink u die gevestigde belange soos hulle vandag is, gaan afstand doen van hulle magsposisies? Hulle sal met geweld neergewerp moet word. Dit is wat gaan gebeur. Dit is die dag van die HERE. Die heiden weet instinktief, sonder dat hy weet wat hom dryf, dat die Koning gaan kom

Hoeveel jare van evangelisasie het ons al agter die rug? Twee duisend jaar? Watter nasies het tot bekering gekom? Net die Blanke Westerse Nasies. Nie een heidense nasie het nog ooit as nasie tot bekering gekom nie. Dink u nie 2,000 jaar is lank genoeg nie? Hulle is in opstand teen God en teen sy volk, veral net voor die vestiging van sy koninkryk op aarde.

## Sy Koninkryk: ’n Koning, ’n Volk, en ’n Grondwet

Hier is ’n ander baie belangrike feit. Het u al ooit ’n koning gesien sonder ’n volk? Het u al ooit ’n koning en ’n volk gesien sonder ’n grondwet? Hierdie drie dinge is essensieel; ’n koning, ’n volk en sy wet. Dit moet daar wees. Sonder die wet is daar chaos! Sonder die volk het jy geen koninkryk nie. Sonder die koning het jy ook nie ’n koninkryk nie.

Die Koning kom! Hy kom die beloftes van God aan Abraham, Isak en Jakob en deur die geslagte, bewaarheid, dat Hy sy volk gaan herstel. Daar wag ’n heerlike magtige ontwaking vir Israel wat jy vind in die Blanke Westerse Nasies.
Al lyk die posisie vir ons hopeloos op die oomblik, in die tyd van benoudheid van Jakob. In daardie tyd kom die Koning, en die heiden verset homself teen die koms van die Koning en teen die herstel van God se Volk, al verstaan hy dit nie. Dit is die verklaring van die hele toestand.

Psalm 2 vanaf die eerste vers.
1 WAAROM woel die nasies en bedink die volke nietige dinge?
(Die Engelse Bybel sê: Why does the heathen rage, and the people imagine a vain thing? Waarom woel die nasies? Is dit nie wat besig is om vandag plaas te vind nie?)
2 Die konings van die aarde staan gereed, en die vorste hou saam raad teen die HERE en teen sy Gesalfde?
(Dit is presies wat vandag besig is om plaas te vind.)
3 Laat ons hulle bande stukkend ruk en hulle toue van ons afwerp!

Is dit nie wat hulle sê nie? Is dit nie wat hulle nou gesê het selfs hier met Portugal, Mosambiek en Angola nie? Is dit nie wat hulle gesê het dwarsdeur Afrika, is dit nie wat hulle gesê het in Suid-Oos Asië? Oral, presies dieselfde.

4 Hy wat in die hemel woon, lag; die HERE spot met hulle.

5 Dan sal Hy hulle aanspreek in sy toorn, en in sy grimmigheid sal Hy hulle verskrik:

Ons lees in Hebreërs hierdie teks en dit is waar sover dit die sondaar betref, dit is ŉ vreeslike ding om te val in die hande van die Lewende God. Mag die Here genade gee dat ons waaragtig tot bekering sal kom. Maar ek wil vir u sê dit strek verder as dit. Ek sê vir die heiden: “Dit is vreeslik om te val in die hande van die Lewende God.” Ek wil u daarmee troos en ek wil u daarmee bemoedig. Ek wil vir u ŉ visie gee en mag God genade gee dat ons hierdie visie nog na ons volk toe sal bring. Ek glo dit gaan nog gebeur. Dat hulle nie sal skrik vir die heiden nie. Dat hulle sal weet dat Hy wat met ons is, is meer as die wat teen ons is.

## Die Here Waarsku die Heidense Nasies

Psalm 2:5-8;

5 Dan sal Hy hulle aanspreek in sy toorn, en in sy grimmigheid sal Hy hulle verskrik:

6 Ék tog het my Koning gesalf oor Sion, my heilige berg.

7 Ek wil vertel van die besluit: Die HERE het aan My gesê: U is my Seun, vandag het Ek self U gegenereer.

(Nou luister die agste vers.)

8 Eis van My, en Ek wil nasies (K.J.V. “the heathen”) gee as u erfdeel (K.J.V.” inheritance”) en die eindes van die aarde as u besitting.

Hierdie nasies weet hulle gaan nog onder die roede van die Koning kom. Hierdie nasies weet hulle gaan hulle nog self aan Hom moet onderwerp en binne-in hulle is ŉ heidense hart.

Vriende, wanneer die Here kom, gaan daar baie van die volkere nog oorbly, die aarde gaan nie uitgewis word nie.

In Mattheüs 24:22 en 2 Petrus 3:10 praat die Here van die verskriklike oordele en van die hemele wat verbygaan met gedruis, en die elemente wat gaan brand met onuitbluslike vuur.

## Die Verskriklike Oordele

Die Here Jesus sê:

22 En as daardie dae nie verkort was nie, sou geen vlees gered word nie.

As die atoombomme en die waterstofbomme oor die aarde gegooi word en die gesneuweldes lê van die een einde tot die ander einde van die aarde. As dit voortgaan sal geen vlees op die aarde gered word nie. Wetenskaplikes sê vir ons dat die gevaar bestaan van spontane ontbranding. Die een atoom sal die ander een aan die brand steek en aan die gang sit. Dus as daar nie ʼn mag is wat dit gaan stop sit nie, sal geen vlees gered word nie.

Maar in Mattheüs 24:22 lees ons:

22 ter wille van die uitverkorenes sal daardie dae verkort word.

Dit is 'n fout wat baie mense maak deur te sê dat daardie uitverkorenes is die “kerk” of daardie uitverkorenes is die gelowiges. Hulle verstaan nie die Bybel nie en hulle ondersoek nie die Bybel nie. Dit is nie Skrif nie. Neem ʼn goeie konkordansie en kyk na al die tekste waarin “uitverkorenes” voorkom en u sal sien die Bybel sê op baie plekke; “Israel is my uitverkorene. Jou alleen het Ek uitverkies bo al die geslagte van die aarde”. Daar is jou uitverkiesing.

God het vir Israel uitverkies en die duiwel haat dit en die heiden haat dit, al ken die heiden nie die Skrif nie, die duiwel ken die Skrif. Die duiwels glo en hulle sidder, sê die Bybel. Hierdie nasies wat in opstand is, gaan gebring word onder die septer van die Koning. Hier is ʼn instink binne-in hulle wat veg daarteen. Dit is ʼn ding wat hom aandrywe.

## Die Bybel se Taal

Psalm 2:8-12;

8 Eis van My, Ek wil nasies gee as u erfdeel en die eindes van die aarde as u besitting.

9 U sal hulle verpletter met ʼn ysterstaf, U sal hulle stukkend slaan soos ʼn erdepot.

(Dit is sterk taal en nie my taal nie maar die Bybel se taal. As mense hiermee wil twis dan moet hulle twis met die Skrif ).

10 Wees dan nou verstandig, o konings; laat julle waarsku, o regters van die aarde!

11 Dien die HERE met vrees, en juig met bewing.

(Die HERE doen daardie beroep op hulle.)
12 Kus die Seun, dat Hy nie toornig word en julle op die weg vergaan nie; want gou kan sy toorn ontvlam. Welgeluksalig is almal wat by Hom skuil!

Hierdie kus, as u die ou gewoontes nagaan, wat bestaan het in die tyd van die Psalms. Kus was ŉ gebaar van onderwerping. Kus was ŉ gebaar van oorgawe. Gee julle oor aan die Seun voordat Hy julle miskien laat verpletter. Die HERE praat en pleit met die heiden. Hy sal dit natuurlik nie doen nie. U sien ons het te veel gedagtes wat ons ook uit ŉ valse verlede kry en wat ons in baie ander valse dinge ingelei het; van "A Gentle Jesus, meek and mild". Hy is ŉ Koning! Hy is ŉ Vors!

Pasop wanneer Hy hierdie keer kom, kom Hy nie as die vernederde Messias nie. Hierdie keer kom Hy as die Koning van die konings en die HERE van die here; wanneer sy oë sal wees soos ŉ vuurvlam en sy stem sal klink soos baie waters; wanneer Hy kom om te oordeel.

Ons lees Psalm 83 1-8. Die Opskrif hier is:

*Vyande rondom!*

1 'N LIED.. ŉ Psalm van Asaf.
2 O God, hou u nie stil nie, swyg nie en rus nie, o God!
3 Want kyk, u vyande maak rumoer, en u haters steek die hoof op.
4 Teen U volk smee hulle listig ŉ plan en hou onder mekaar raad teen u verborgenes.
5 Hulle sê: Kom, laat ons hulle vernietig, dat hulle geen volk meer is nie.
6 Want hulle het van harte saam raad gehou; teen U sluit hulle ŉ verbond:
7 die tente van Edom en die Ismaeliete, Moab en die Hagareners,
8 Gebal en Ammon, Amalek, Filistéa saam met die inwoners van Tirus.

## Die Uitbot van Al die Bome

Lukas 21: 29 – 33; (1953 Vertaling )

29 Toe vertel Hy hulle ŉ gelykenis: Let op die vyeboom en al die bome.
30 Net soos hulle bot, weet julle vanself, as julle dit sien, dat die somer al naby is.
31 So moet julle ook weet dat die koninkryk van God naby is wanneer julle hierdie dinge sien gebeur.
32 Voorwaar Ek sê vir julle, hierdie geslag sal sekerlik nie verbygaan voordat alles gebeur het nie.

33 Die hemel en die aarde sal verbygaan, maar my woorde sal nooit verbygaan nie.

September en Oktober is die begin van die somer en dit is ook die tyd van die uitbot van die bome in die natuur. Ons kan dit goed verstaan, ons sê die somer is naby. Dit is die beeld wat die Here Jesus gebruik. Toe vertel Hy hulle die gelykenis vers 29. “Let op die vyeboom en al die bome”. Hoe baie mense wys vir ons net op die Jode, maar die Here sê die vyeboom en al die bome. Wanneer al die bome begin bot, moet julle weet die somer is naby. Ons sien die uitbot van die Joodse aspirasies. Ons sien die vestiging van die Israeli Staat in Palestina op hierdie oomblik. Daar is natuurlik baie ander dinge wat ons daaromtrent behoort te weet en wat ek met u later sal behandel. Dat daar ʼn uitbot van nasionale aspirasie onder die Jodedom is, is daar geen twyfel omtrent nie. Daar is natuurlik ander sinistere magte wat dit uitbuit vir hulle onheilspellende doel en wat hulle baie maklik regkry, omdat ek glo, die Christelike kerk, wat waarlik God se Woord behoort oop te maak, blind is en eintlik in hulle onkunde saamspeel.

Op die 16de Mei 1948 het die huidige Israeli Staat tot stand gekom. In 1945 was dit die einde van die tweede wêreld oorlog. Vanaf 1945 was daar ʼn oes van bome wat aan die bot geraak het, dwars oor Afrika. “Uhuru!”, van Noord na Suid. Die een Afrika staatjie na die ander het onafhanklikheid gekry. Nasionalisme, ʼn uitbotting het plaasgevind:

1 Kyk die toestand vandag in Afrika, dit het sover gesprei as Angola en Mosambiek, en wat van ons eie swart nasies selfs in ons eie land.
2 In die verre Ooste, moes ou gevestigde koloniale magte soos Holland en Frankryk die wyk neem.
3 Die laaste vesting Viëtnam, wat Amerika probeer red het en met die grootste vernedering van haar geskiedenis moes prys gee.

Die Here sê: “wanneer hulle bot dan moet julle weet dat die somer naby is”.

31 So moet julle ook weet dat die koninkryk van God naby is, wanneer julle hierdie dinge sien gebeur.

Wanneer julle die bome sien bot, wanneer julle die heiden sien sy bors uitstoot, soos hy op sy regte begin aanspraak maak, onderwyl hy homself nie kan regeer nie, homself nie eers kan kos gee nie. Hy maak aanspraak op sy regte, hy eis sy nasionale besittings, wat hy reken hom toekom.

Die Here Jesus het gesê wanneer julle dít sien (met ander woorde, die heiden sien opstaan), moet julle weet die Koninkryk van God is naby.

In 1945 was die eerste uitbot van die bome, 1948 daardie periode. Die Here Jesus het gesê: “hierdie geslag sal nie verbygaan, voor julle alles gesien gebeur het nie”. “So moet julle weet dat die Koninkryk van God naby is, wanneer julle hierdie dinge sien gebeur”.
Lukas 21:32;
32 Voorwaar Ek sê vir julle, hierdie geslag sal sekerlik nie verbygaan voordat alles gebeur het nie.

## Geen Vrede

As ons leiers in die Weste, hierdie Skrifte kan verstaan sal dit hulle baie help om hulle beleid te bepaal, en hulle planne te maak, en te sien dat hulle nie om die bos gelei word deur die heiden nie. Daar is nie so ŉ ding soos “détente” nie. Daar is nie so ŉ ding soos vrede nie. Dis oorlog, dis die tyd van die heiden en hy maak homself klaar.
Hy sal maak of hy met jou vrede maak en hy sal maak of hy met jou ŉ verbond sluit, net sodat hy jou hier om die draai die nekslag kan toedien. Ek is so bang ek laat party fantastiese gegewens uit, wat ek voel wat u werklik behoort te weet.

## Goud en Rusland se Wapen Aanslag

Ek wil net 'n paar gegewens gee, waarvan u verder kan lees in my boekie “Rusland in Profesie” Ons weet in die afgelope tyd dat daar ontsaglike nuwe olievelde ontdek is in Siberië. Ons weet van hulle ontsaglike goud reserwes en voorraad. Ons het nou onlangs gesien met hierdie aankoop van graan in Amerika. Hoe ons eie Suid-Afrikaanse goud prys geaffekteer is en hoe ons goudprys afgekom het, as gevolg van groot voorrade goud wat Rusland op die mark gestoot het, om te betaal vir die Amerikaanse graan. Dat hy op een stadium, wanneer hy sy finale slag beplan, dat hy sy goud netso in die wêreldmark gaan gooi, en ons goud netso gaan laat val en ŉ absolute ekonomiese ineenstorting gaan veroorsaak. Natuurlik die gevolglike chaos wat daarop sal volg en dan onmiddellik, met sy finale aanslag sal kom, sy werklike wapenaanslag. Kyk maar uit daarvoor.

## Armagéddon

Openbaring 16: 12 -16;
12 En die sesde engel het sy skaal uitgegooi op die groot rivier, die Eufraat, en sy water het opgedroog, sodat die pad van die konings wat van die ooste af kom, reggemaak kon word.

13 En ek het uit die bek van die draak en uit die bek van die dier en uit die mond van die valse profeet drie onrein geeste soos paddas sien kom.
14 Want dit is geeste van duiwels wat tekens doen, wat uitgaan na die konings van die aarde en die hele wêreld, om hulle te versamel vir die oorlog van daardie groot dag van die almagtige God.

(Daar is weer daardie groot dag.)

15 Kyk, Ek kom soos ŉ dief. Salig is hy wat waak en sy klere bewaar, sodat hy nie miskien naak rondloop en hulle sy skaamte sien nie.
16 En hulle het hul versamel op die plek wat in Hebreeus genoem word Armagéddon.

Dit is waarheen dit lei. Die konings van die Ooste.

## Oosterse Nasies

Ons kyk na hierdie Oosterse Nasies, en ek het vir u gesê hulle het nog nie verander nie. As u wil sien watter nasies van die Bybel vandag is, kyk net na hulle geaardheid. Kyk net wat hulle in die dae van die Bybel gedoen het en kyk wat hulle vandag doen. En u het daardie nasies. Ek wil nou vir u wys hoe hulle in die dae van die Bybel was en hoe hulle van die Ooste afgekom het. En ek wil hê u moet kyk hoe hulle vandag ook weer van die Ooste af kom.

## Groot Getalle van die Heiden Nasies
### (soos: Sprinkane in Menigte)

Ons kyk na China wat al oor die 800 miljoen mense is en haar toename, van ek dink, ŉ 50 miljoen mense per jaar. Ek wil hê u moet kyk na die miljoene van Suid-Oos Asië en die amper 600 miljoen van Indië, en die 250 miljoen van Rusland. U moet kyk na die miljoene van Oos Europa, en die ongeveer 220 na 250 miljoen van Afrika en dan moet u nou kyk na hierdie paar Skrifte.

Rigters 6: 3-5, 33;

3 Want as Israel gesaai het, dan trek die Midianiete en Amalekiete en die kinders van die Ooste uit, en trek teen hulle op:
4 slaan laers teen hulle op en verwoes die opbrings van die land in die rigting na Gasa, en hulle laat geen lewensmiddele, geen skaap of bees of esel in Israel oorbly nie.
5 Want hulle het met hul vee en hul tente opgetrek en gekom soos sprinkane in menigte, terwyl hulle en hul kamele ontelbaar was; so het hulle dan die land ingekom om dit te verwoes.

Vers 33:

32 Toe het al die Midianiete en die Amalekiete en die kinders van die Ooste aanmekaargesluit - - - - -

(daardie aanmekaargesluit, Japan, China, al die nasies onder die kommunistiese beheer)

- - - - - en deurgetrek en in die laagte van Jisreël laer opgeslaan.

Rigters 7:12;

12 En die Midianiete en Amalekiete en al die kinders van die Ooste het in die laagte gelê soos sprinkane in menigte, en hulle kamele was ontelbaar soos die sand aan die seestrand in menigte.

Kyk net na hul kamele vandag, asook hulle tenks, hul vliegtuie, hul skepe en duikbote.

In daardie boekie wat ek geskryf het in 1962, dis 13 jaar gelede, oor "Rusland in Profesie", waar ek al vir u gesê het dat kenners vir ons gesê het, dat as Duitsland die helfte van die duikbote, in hierdie laaste oorlog gehad het, wat Rusland toe al gehad het, dan sou hy die Westerse Nasies kon dwing tot 'n kompromie. As hy dieselfde aantal gehad het, sou hy hulle verslaan het. Vandag is die oseane van die wêreld besaai met Russiese duikbote, baie van hulle kern aangedrewe, met kern missiele op hulle, wat van onder die water 'n duisend en twee duisend myl ver kan skiet met hul kern bomme en sodoende verwoesting aanrig.

## Satanies Geïnspireerd

Die Westerse Nasies se stede, Brittanje, Wes Europa, Amerika lê oop en bloot. Die Kommuniste het vanaf die begin hiervoor beplan Hulle beplanning is satanies geïnspireerd. Baie voorspellings wat hulle gemaak het, wat amper profeties was, byvoorbeeld in die dae van Lenin, wat hulle al gesê het in die jare 1973-1975 sal ons wêreld oorheersing hê. 1975 Is nog nie heeltemal verby nie, kyk, hoever staan hulle al vandag. So was dit in die dae van die Bybel. In die dae van die Rigters. In die dae van Gideon. Dit is alleen die God van Gideon wat vir Gideon die oorwinning gegee het, wat ook vir ons die oorwinning sal gee.

## Gees Vervulde Manne en Vroue van God se Woord

Dan moet ons manne en vroue word van visie, ons moet God se Woord verstaan. Ons moet die tyd verstaan waarin ons lewe. Ons moet weer leer om onse God te ken. Ons moet Hom ken in sy Krag. Ons moet Hom ken as die God wat die Bybel sê wat Hy is. Die Almagtige God! Die God wat sy Gees op 'n mens kan sit en wat vir hom kan laat sê soos 'n Dawid gesê het: "Met My God loop ek 'n bende storm en met my God spring ek oor 'n muur!"

’n Dawid wat vir ’n Góliat kon sê in 1 Samuel 17:45;

45 Maar Dawid sê vir die Filistyn (Góliat): Jy kom teen my met ’n swaard en met ’n spies en met ’n lans, maar ek kom na jou in die Naam van die HERE van die leërskare, die God van die slagordes van Israel, wat jy uitgedaag het.

So baie mense sê: “Arme Dawid, toe hy daar teen Góliat opstaan was hy maar 17 jaar oud” Die Bybel wys dit vir ons, ’n ou rooi seuntjie van 17 jaar. Dit gee my so ’n bekoring in my hart. Ek sê altyd nie arme Dawid nie, ek sê arme Góliat. Hy het nie ’n kans gestaan nie. By Dawid was die Leeu van die stam van Juda. By Dawid was die Koning van die konings en die HERE van die Here! Dit is waarteen Góliat te staan gekom het. Dit is ons God, dit is sy belofte.

## Die Benoudheid van Jakob-hy sal daaruit verlos word

Al die Skrifte loop daarop uit. Selfs hierdie gedeelte wat ons vanaand saam gelees het. Die einde praat van koring, dit praat van mos, dit praat van oorvloed, dit praat van seënstrome uit die midde van die ellende en die verwoesting. Dit is die tyd van Jakob se benoudheid. Kom dat ek net vir u hier ’n paar wonderlike dinge wys.

Ons lees net weer Jeremia 30:7;

7 Wee, want die dag is groot, sonder weerga! En dit is ’n tyd van benoudheid vir Jakob; maar hy sal daaruit verlos word.

Sien u, hy sal daaruit verlos word. Ons mense moet dit weet. Ons mense hoor net van die oor-mag. Ons hoor net van die geweldige wapen kapasiteit. Hoedat selfs op tegnologiese gebied Rusland ons voor is. Hulle het beter vegvliegtuie, hulle het beter afweersisteme, hulle het beter duikbote. Hy begin die Atlantiese oseaan oorstroom en dit word ’n Russiese meer. Die dinge wat ek u vertel het is waar, van die Russiese duikbote en al hierdie dinge, maar ons mense word nie vertel van wat God vir ons voorsien het nie.

## Verlossing uit die Benoudheid

Ek wil vir u net ’n paar dinge wys van die verlossing. Ek wil u net weer wys hoe ons, ons Bybels lees. Dit is waarom ons die Bybel nie ken nie. As u byvoorbeeld nou so ’n gedeelte lees: “Dit is die tyd van die benoudheid van Jakob”. Wat beteken dit? As jy wil weet, lees waar Jakob benoud was. Dan sal u sien en dan sal u verstaan. Nou kom ons kyk na Genesis 32 waar

Jakob benoud was, en ons kyk wat daar gebeur het. Ons Afrikaanse Bybels het ŉ opskrif daar:

*Jakob worstel met die Engel, word versoen met Esau en kom in Sigem aan.*

Ons onthou hoe Jakob by Jabbok gekom het, en hoe hy gehoor het Esau was in aantog met vierhonderd geoefende woestyn vegters en hy was maar net met sy vrouens en kinders, absoluut weerloos. Daardie nag het Jakob by Jabbok geworstel met God tot dagbreek toe. Hy het vir Hom gesê: "ek sal u nie laat los totdat u my geseën het nie".

Jakob was in benoudheid, want hier kom sy broer, wat wraak gesweer het, daardie keer toe Jakob hom bedrieg het, het hy gesê: "as ek vir Jakob teëkom dan maak ek hom dood". Dit is wat Esau op pad was om te doen. Was Jakob nie benoud nie? Was Jakob nie in die moeilikheid nie?

## Jakob het met God Geworstel

Wat het met Jakob gebeur? Jakob het met God geworstel tot dagbreek toe. Dit is die benoudheid. Hy het gesê: "Ek sal U nie laat gaan tensy U my seën". Toe het Hy hom op die heup geslaan, Hy het sy naam verander van Jakob na Israel toe. Toe het hy Esau tegemoet gegaan, en Esau se hart was verander. In sy benoudheid het hy God ontmoet.
In ons benoudheid gaan ons God ontmoet  Dit is nie al nie, ons gaan ook die engele van God ontmoet.

## Die Engele van God gaan Sigbaar tot die hulp kom van God se Volk

Ek wil nou vir u sê vriende, die Bybel is vol daarvan, dat in die eindtyd, in hierdie dag van die HERE, hierdie dag wat die heiden sy laaste slag gaan slaan, dan gaan die hemel toetree tot die stryd.
Die engele van God gaan sigbaar tot die hulp kom van God se volk.
In Jesaja 37 lees u byvoorbeeld waar een engel van God in een nag ŉ honderd-vyf-en-tagtig- duisend van die vyande van Israel verslaan het.

Nou wil ek vir u wys hoe pragtig word die engele vir ons voorgestel. En hoedat ons kan sien, kyk nou in:
Genesis 32: 1-2;
1 JAKOB het ook verder gereis, en die engele van God het hom ontmoet.
(Die gewone mense sal sê: "ag, nouja, die engele van God het hom ontmoet en dis klaar".)

Die Bybel is nie so geskryf nie. Die Bybel is geskryf met ŉ voorafskaduwing. As God u oë oopmaak dan sien u die sleutel. Ons het in Jeremia 30 vers 7, gesien van die tyd van die benoudheid van Jakob: nou kyk ons na alles wat daar gebeur het. Hy het met die Engel geworstel en so aan. Ons sal ook met God worstel, in ons benoudheid. Die Skrifte is vol daarvan. Hy het die engele van God ontmoet, die tweede vers.
Genesis 32:2;

2 Toe hy hulle sien, sê Jakob: Dit is ŉ leër van God! En hy het die plek Mahanáim genoem.

Ek glo daardie dag, die rede waarom Esau nie geveg het nie, was omdat Jakob omring was met die engele van God. Die Psalmis sê: "die engel van die HERE trek ŉ laer rondom die wat hom vrees". Hy red hulle uit.

Ons lees Joël 3 en laat ek vir u die engele wys. U het hulle net nooit gesien nie, want u het nie geweet hoe om dit te verstaan nie, maar ek is seker daarvan as ek hulle nou vir u wys, sal u sê hoekom het ek hulle nooit gesien nie. Omdat ons weer nie Skrif met Skrif vergelyk nie.
Joël 3:11;

11 Haas julle en kom aan, alle nasies rondom, en versamel julle. Laat u helde, HERE, daarheen aftrek!

(Wie is die helde van die HERE, kom laat ek hulle vir u wys.)
Psalm 103:20;
Daardie lieflike psalm van "Loof die HERE o my siel en vergeet geeneen van Sy weldade nie", ens. "Wat al jou ongeregtigheid vergewe, wat al jou krankhede genees".

Loof die HERE, sy engele, kragtige helde wat sy woord volbring, in gehoorsaamheid aan die stem van sy woord.

Nou lees u saam met my:
Mattheüs 26:52-53; (ŉ welbekende vers, toe Petrus die oor van Malgus afgekap het).

52 Toe sê Jesus vir hom: Sit jou swaard in sy plek terug; want almal wat die swaard neem, sal deur die swaard vergaan.

53 Of dink jy nie dat Ek nie nou my Vader kan bid en Hy vir My meer as twaalf legioene van engele beskikbaar sal stel nie?

Ek kan nou die Vader bid en Hy sal vir My twaalf legioene van engele beskikbaar stel. U sien die engele het gereed gestaan, maar dit was nie hulle tyd nie, maar wanneer Hy nou weer kom, dan is dit hulle tyd: "Laat U helde HERE daarheen aftrek!"

U kan Openbaring 19 lees waar u sal sien hoedat die engele van die HERE daar saam veg. Onthou u met die geboorte van die Here Jesus, die engele

in Bethlehemse velde (dis mos ŉ pragtige “Kersverhaal” en dis waar). Kan u sien hoe die engele saam met die Here Jesus beweeg het, hulle was net onsigbaar. Dat hulle daardie tyd die vredesboodskap gebring het, maar dat hulle hierdie keer die strafgerig kom uitvoer.

Lees net saam met my:
Mattheüs 16:26-27;
(daardie gedeelte waar hy praat van die opneem van die kruis, as jy jou siel wil wen, sal jy dit verloor en as jy jou siel om My ontwil verloor sal jy dit wen. Kyk net, wat sê hy:)

26 Want wat baat dit ŉ mens as hy die hele wêreld win, maar aan sy siel skade ly? Of wat sal ŉ mens gee as losprys vir sy siel?

27 Want die Seun van die mens staan gereed om met sy engele in die heerlikheid van sy Vader te kom, en dan sal Hy elkeen vergeld volgens sy dade.

## Vergelding van die Goddelose

Ons het nou al ŉ hele paar keer gesien hoe die Koning gaan kom en die heiden homself daarteen verset. Dat Hy kom in ŉ tyd van stryd, dat Hy kom om hierdie wêreldstelsel met geweld om ver te werp, en sy koninkryk op te rig. Dat Hy kom om gerig te hou met die heidene. En wie kom saam met Hom? Sy engele in heerlikheid! Kragtige helde. Laat u helde, o HERE, daarheen kom. Die engele van God gaan kom. Ook die engele van Satan gaan stry. Dit gaan ŉ fantastiese tyd wees. Dit gaan ŉ tyd wees van gekerm en geween op die aarde, van oordeel en van verwoesting maar ŉ tyd van Heerlikheid.
Lees ook Psalm 91.

## In die Beskerming van die Allerhoogste

Die Bybel sê: “ŉ Duisend sal val aan u sy en tienduisend aan u regterhand maar dit sal nie naby aan u kom nie, net met u oë sal u die vergelding van die goddelose aanskou”
Sien u, hoedat ons God se Woord moet ken, en sien waar dit inpas. Waar was daar ooit ŉ tyd (in die wêreld geskiedenis), waar ŉ man kan staan en hier val ŉ duisend aan die eenkant en tienduisend aan die anderkant? Net in ŉ tyd van Atoomoorlog voering, maar dit sal nie naby jou kom nie.
Ek glo in hierdie tyd vir dié wat waarlik hulle saak met God reg het, sal dit wees soos Sadrag, Mesag en Abednego wat deur die vurige oond gewandel het. Dit sal ŉ getuienis wees in die laaste dae nog vir die kleingeestige en die swaarmoediges. Soos ŉ Daniël in die leeukuil, daardie tyd word vir ons herhaal.

## ’n Nuwe Heidendom

Daar is ’n nuwe heidendom wat besig is om die aarde te oorspoel. Ons sien die Chinese in Afrika wat onder die dekmantel van die bou van die Tanzan spoorweg is. Ons sien die heidene in Europa, hoe hulle daar alreeds oorstroom het. Dit word vir ons vertel dat in die afgelope oorlog, toe Berlyn op die punt was om te val, het die Berlyners by die duisende uitgestroom na die Amerikaanse magte en hulle gesoebat, dat hulle tog vir hulle aan hulle moes oorgee, want die Russe was aan die kom, maar dit was geweier, vir duistere redes wat ek glo wat aan my bekend is. Waarom die Westerse Nasies nie vir Berlyn moes neem nie. Ek kan vir u fantastiese dinge daaromtrent vertel, wat ongelooflik is. Die Russe het dit ingeneem. Daar is ’n paar boeke geskrywe. Die gewone boekhandelaar sal dit nie vir jou beskikbaar stel nie. Maar daar is boeke geskrywe wat sal vertel wat met die arme vrouens en kinders gebeur het, toe daardie Russiese soldate Berlyn binne geval het. ’n Klomp heidene!

## God Gaan Ingryp

Die heidense nasies is weer besig, staan op die punt, as die walle moet breek, om die Weste te oorstroom. Die geskiedenis van ’n Genghis Khan van die dertiende eeu na Christus, staan op die punt om hom te herhaal, behalwe as daar ’n ingryping van God is, en dit is wat ons glo. Dit is natuurlik om die Weste te verwoes, God te verloën, ook om ons te plunder en ons te vernietig.

Ek glo ons gaan nog ’n Magtige Goddelike ingryping hier in die Suidpunt van Afrika sien.

Ek glo dat daar nog ’n groot en ’n magtige Lig en ’n Boodskap van ons gaan uitgaan, terug na Europa.

## ’n Magtige Ontwaking

Ek glo ons gaan ’n groot en ’n magtige ontwaking sien in Suid-Afrika. Mense wat onlangs in Europa was, vertel van die morele toestand, en dat die geestelike toestand verskriklik is afgesien van die ekonomiese toestand.
Ek glo die HERE het Suid-Afrika ’n uitgesoekte nasie gemaak. Daarom is die wekroep tot ons, dat ons, ons tot God moet bekeer. Hy het belowe om ons te vervul met sy Heilige Gees. En vir Israel van ouds het Hy gesê:

“’n Paar van julle sal ’n duisend op die vlug laat slaan”. Dit is nie maar sommer net stellings daardie nie, dit is werklike feite.

Ek sien uit na dié dag! Ek glo ons lewe in daardie tyd waar die HERE ’n nasie tot bekering gaan laat kom, soos in die benoudheid van Jakob.
Dat die HERE ’n nasie gaan vervul met sy Heilige Gees.
Dat die HERE ’n nasie gaan vul met Sy vuur en met sy Krag en dat ons die Heerlikheid van God gaan sien.

Waarom sal u, liewe Vriende, wag?
Waarom sal u nie u saak regmaak met God nie?
Waarom sal u, u nie waaragtig tot die Here bekeer nie.
Waarom sal u nie sê: “Here hierdie dinge is die waarheid. Here ek gaan myself aan U oorgee”.

Amen

## Iets oor die Skrywer

F.W.C. Neser is as wetenskaplike opgelei maar is ŉ toegewyde Christen vanaf sy kinderjare. Vir hom is die Bybel die Woord van God vanaf Genesis tot Openbaring.

Reeds vroeg in sy lewe was hy daarvan oortuig dat die mens self daarvoor verantwoordelik is dat daar oorloë, depressies, hongersnood, droogtes, siektes en ellende op aarde is.

Hy het gesien dat God sy volmaakte Wet aan sy volk Israel gegee het, en aan hulle gesê het dat as hulle daarvolgens sou lewe, daar nie een van hierdie rampe sou wees nie; en ook dat Israel as God se Demonstrasie Volk op aarde is. Dit was egter vir hom duidelik dat hierdie volk nie die Jood of die Kerk is of kan wees nie. Mettertyd het hy tot sy groot blydskap ontdek dat die Angel-Saksies, Keltiese en Germaanse nasies inderdaad die nakomelinge van die Huis van Israel is.

By die Wederkoms van Christus (nou op hande) sal hierdie nasies tot ŉ ware wedergeboorte kom, met die Heilige Gees vervul word en met Jesus die Christus as hul Heer en Koning hierdie wêreld teruglei na volkome harmonie met God.

Met die oog daarop dat die Bybelse boodskap aangaande Israel uitgedra moet word aan al die nakomelinge van die Huis van Israel, het F.W.C. Neser die onderstaande werke tot stand gebring sodat ISRAEL KAN HOOR!

**Bylae:**

Boeke beskikbaar by Ekklesia Kassetfonds Trust se Kantore.

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | Die Afrikaner -- ŉ Unieke Volk |
| 2 | Ander Evangelie |
| 3 | Segregasie -- Wat sê die Skrif? |
| 4 | Die Bedienings Gawes van Jesus Christus |
| 5 | Die Bybel is Waar |
| 6 | Christendom en Kommunisme |
| 7 | Die Boek van Daniël |
| 8 | Daniël se 70ste Week |
| 9 | Die Derde dag Opstanding van Christus |
| 10 | Deur Lyding na Volmaaktheid |
| 11 | Die Brief van die Apostel Paulus aan die Efesiërs |

| No | Titel |
|---|---|
| 12 | Die Bybel Voorspel Atoomoorlog |
| 13 | Die Doop, in watter Naam (pamflet) |
| 14 | Die Duiwel |
| 15 | Engele |
| 16 | Die Fondament van die Christelike Lewe |
| 17 | Die Gawes van die Heilige Gees |
| 18 | God se Groot Week |
| 19 | Goddelike Genesing |
| 20 | Die Profeet Hosea |
| 21 | In die Oppersaal |
| 22 | Insig in die Verlede en die Hede bring Uitsig op die Toekoms |
| 23 | Israel in die Nuwe Testament |
| 24 | Die Israelwaarheid - TV Onderhoud |
| 25 | Die Boek van Jesaja |
| 26 | Jesus van Nasaret |
| 27 | Die Boek van Joël |
| 28 | Die Kerk van Rome en die Mens van Sonde |
| 29 | Krag van die dwaling |
| 30 | Die Kruis |
| 31 | Moses en sy “Kusitiese” Vrou |
| 32 | Mure van Jerusalem |
| 33 | Na die Dood – Wat Dan? |
| 34 | Die Name van God |
| 35 | Die Nuwe Hemel en die Nuwe Aarde |
| 36 | Die Boek van Openbaring |
| 37 | Die Openbaringe van die Apostel Paulus |
| 38 | Die Opraping |
| 39 | Die Brief aan die Romeine |
| 40 | Rusland in Profesie |
| 41 | Die Sabbat |
| 42 | Die Slang van Genesis 3 |
| 43 | Sommige Aspekte van die Werk van die Heilige Gees |
| 44 | Tempel van God |

| No | Titel |
|---|---|
| 45 | Terwille van die Engele |
| 46 | Troos, troos my Volk sê julle God |
| 47 | Die Twee Sade op Aarde. |
| 48 | Die Tyd van die Heiden |
| 49 | Verblinding van Sinne |
| 50 | Verdrukking Die Groot |
| 51 | Die Verlore Tien Stamme van Israel Deel 1 |
| 52 | Die Verlore Tien Stamme van Israel |
| 53 | Versterk mekaar in 'n tyd soos hierdie |
| 54 | Die Vrug van die Heilige Gees |
| 55 | Waar het Kain sy Vrou Gekry? |
| 56 | Waarom die Bybel die Eet van Varkvleis Verbied |
| 57 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Heilige Gees |
| 58 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Mens |
| 59 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande God |
| 60 | Die Wederkoms van Christus |
| 61 | Wêreldgebeure |
| 62 | Die Wet van die Here |
| 63 | Wie is my Naaste? |
| 64 | Wie was Hulle? |

**Nuwe Byvoegings:**

| No | Titel |
|---|---|
| 65 | Hoe sal ons ontvlug |
| 66 | Wat ek vrees kom oor my |
| 67 | Laat U wil geskied |
| 68 | Die Arsenale van God |
| 69 | Die kinders van God |
| 70 | Noag die Opregte |
| 71 | Ken U Vyand |
| 72 | Die Groot Opdrag |
| 73 | Die wonderlike wêreld van môre |
| 74 | Die volk en verootmoediging |
| 75 | Die Troon van Dawid |

| No | Titel |
|---|---|
| 76 | Die Huidige Wêreldstelsel |
| 77 | Galasiërs 3 |
| 78 | Uitlander en Vreemdeling/Griek of Jood |
| 79 | Pas Op waak en Bid |
| 80 | Ellendige en Armoedige Volk |
| 81 | Die Betekenis van Ons Tyd |
| 82 | Wat is die Toekoms vir Suid Afrika? |
| 83 | Die Dag van die HERE |
| 84 | Na die dag van die HERE |

**English books available**

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | After Death What Then? |
| 2 | Segregation – What saith the Scripture? |
| 3 | The Bible Predicts "Atomic War" |
| 4 | The Book of Joel |
| 5 | The Book of Revelation |
| 6 | Christianity and Communism |
| 7 | Daniel's 70th week |
| 8 | The Great Tribulation |
| 9 | The Israel Truth T.V. Interview |
| 10 | The Lost Ten Tribes Of Israel Part 1 |
| 11 | The Lost Ten Tribes of Israel |
| 12 | The New Heavens and the New Earth |
| 13 | The Origin, History and Destiny of the White Race |
| 14 | The Past the Present and the Future in the Light of Scripture |
| 15 | The Rapture |
| 16 | Russia in Prophecy |
| 17 | The Serpent of Genesis 3 |
| 18 | Why the Bible Prohibits Pork |
| 19 | World Affairs |

**New Additions:**

| No | Titel |
|---|---|
| 20 | Sons of God |

| No | Titel |
|---|---|
| 21 | The Two Seeds Upon Earth |
| 22 | The Bible is True |
| 23 | Noah the Man without Blemish |
| 24 | Israel in the New Testament |
| 25 | Moses and his “Cushite” Wife |
| 26 | Unpublished Writings |
| 27 | The Wonderful World of Tomorrow |
| 28 | The Book of Isaiah |
| 29 | Who is Thy Neighbour |
| 30 | The Book of Romans |
| 31 | The Afrikaner a Unique Nation |
| 32 | The Book of Hosea |
| 33 | The Law of the Lord |
| 34 | Flying Saucers |
| 35 | The Book of Daniel |
| 36 | The Name of the LORD |
| 37 | The Sabbath |

**Naslaan Biblioteek:** Boeke oor verskillende onderwerpe is beskikbaar

**‘n Biografie van F.W.C. Neser**
Vir diegene wat meer oor F.W.C. Neser te wete wil kom, is daar ’n biografie beskikbaar wat deur Richard Searle geskryf is.

**Oudiokassette / CD’s en Videobande**
Daar is sowat 2000 oudiokassette / CD’s en videobande beskikbaar waarin pastoor F.W.C. Neser se boodskappe vasgelê is.

**Webtuiste:**
Besoek ook ons webtuiste: www.israelmusthear.co.za waar u bykans 1500 preke/leringe van Pastoor Neser en ± 150 Afrikaanse en Engelse boeke wat deur Pastoor Neser geskryf is, volledig kan aflaai. Hierdie diens is gratis.

E pos Adres: ekklesiekassetfonds.neser@gmail.com
Gebruik die adres om u bestelling van boeke/CD’s/of DVD’s te plaas of om met ons in die kantoor kontak te maak.